464

# O Heer my God

O Heer my God, as ek in eer-bied won-der

en al u wer - ke el - ke dag aan-skou:

Die son en maan, die aar- de, ster-re, wol - ke,

hoe U dit el - ke dag so on-der -hou ...

1 R 2 3 4

X Lied :

464

*Refrein*













1 R 2 3 4

X Lied

2

Ek sien die veld - die bosse, berge, vlaktes.
Ek hoor hoe fluister grasse, stroom en wind.
O Heer, U sorg vir klein, vir groot, vir alles
en U sorg dag na dag vir my, u kind.

Dan moet ek juig, my Redder en my God!
Hoe groot is U; hoe groot is U!
Want deur die hele skepping klink dit saam:
Hoe heerlik, Heer, u grote Naam!

3

U Seun word mens; in ons gebroke wêreld
kom vestig Hy sy koningsheerskappy.
Hy maak weer heel wat sonde hier gebreek het.
Hy bring weer hoop en redding - ook vir my.

Dan moet ek juig, my Redder en my God!
Hoe groot is U; hoe groot is U!
Want deur die hele skepping klink dit saam:
Hoe heerlik, Heer, u grote Naam!

4

U maak ons deel van al u grootse werke.
U laat ons bid, Heer, dat u ryk mag kom.
En kom U weer in heerlikheid op wolke,
maak U volkome nuut u eiendom.

Dan moet ek juig, my Redder en my God!
Hoe groot is U; hoe groot is U!
Want deur die hele skepping klink dit saam:
Hoe heerlik, Heer, u grote Naam!